

# NEDERDUITSCH HERVORMDE GEMEENTE ZWARTRUGGENS
## 1913 — 1988

# GEDENKBLAD

**75** JAAR IN DIENS VAN GOD, DIE SKEPPER.



## REDAKSIONEEL

DIE opdrag om 'n GEDENKBLAD die lig te laat sien, is in 1987 deur die kerkraad aan my gegee. Nadat ek die argief van ons kerk besoek het en begin het om die kerknotules vanaf 1913 deur te werk, het die inhoud en vorm van die blad spontaan gestalte aangeneem. Die geloofsles wat ek uit my werk geleer het en wat ek vertrou deur die blad gekommunikeer sal word, is dat God se genade soos 'n silwer draad deur die vyf en sewentig jaar loop en dat Christus sy kerk in stand hou. Nieteenstaande staatkundige onenigheid, finansiële nood, getalle-probleme, die weggaan en kom van predikante, bly alles dieselfde soos die inskripsie op die hoeksteen bevestig. Nieteenstaande menslike swakheid en sonde, was en is die Vrugte van die Gees altyd duidelik sigbaar — 'n genadegawe van die Heer.

My dank aan die argief, die kerkraad vir die beskikbaarstelling van die notules, almal wat foto's en herinneringe gedeel het en saamgeskryf het, mnr Sarel van der Merwe vir die foto's en die donateurs vir hulle ondersteuning.

Foute wat mag voorkom is nie a.g.v. nalatigheid nie; wel omdat afleidings gemaak moes word waar die notules vaag is. U moet vrymoedig voel om bydraes te lewer tot 'n vollediger beskrywing.

**F C Benecke**

## "EK IS DIE ALFA EN DIE OMEGA, DIE BEGIN EN DIE EINDE, DIE EERSTE EN DIE LAASTE", SÊ DIE HERE.

OPG. 22:13

# INHOUD

## 1.0 SKRIFOORDENKING: DIE VERLEDE

Psalm 78: 1 - 11 "Sodat die volgende geslag dit kan weet".

GOD is Skepper en Onderhouer van alles. God self beskik oor alles wat Hy gemaak het; dit weet 'n gelowige. Die onmeetlikheid van die heelal en die hare van ons hoof — alles staan onder God se beskikking. Die gelowige weet dat sy lewensgang en die gang van die geskiedenis van die wêreld in God se hand is.

In Psalm 78 wil die digter aan die hand van die geskiedenis God loof, die volk leer en die volk waarsku. Die digter teken daarom die wisselwerking van God se handelinge en die sondaarvolk se optrede. Die geweldige vernietigende krag van die sonde is duidelik uit sy beskrywing, maar ook, die vir-die-mens-aangryplike vergewende genadehandeling van God, beskryf hy.

Die handeling van God in die verlede roep die huidige en komende geslagte op om nie te vergeet van die mens se sonde en van God se vergewing en trou nie.

God het gehandel goed in die verlede. Hy doen dit ook in die hede. Die vaders moet dit vir die kinders vertel sodat hulle reg kan lewe. So is God se handeling in die verlede 'n lewende krag in die hede en in die toekoms. Vir die gelowige dien die geskiedenis van God se handeling met sondaarmense in die verlede tot troos en bemoediging.

God se groot heilsdaad in die geskiedenis — die dood en opstanding van Sy Seun Christus — verkondig aan die sondaar verlossing uit genade. Die mens se einde is nie die einde van God se pad met die mens nie. Die geskiedenis is nie 'n ewigdurende sirkelgang nie, maar dit het 'n einde. Die einde is die wederkoms van Jesus Christus.

God se daad van liefde, vergewing, verlossing aan die kruis bepaal ons toekoms. Jesus Christus — ons verbondenheid aan Hom, bepaal ons toekoms. Ons hele bestaan: verlede, hede en toekoms is daarom veranker in die wonder van God se vergewende genade, van sy daad in die geskiedenis op Golgota.

Die gelowige weet dat alleen uit die versoening met God deur Jesus Christus is dit moontlik om die verlede te verstaan, is dit moontlik om nou sinvol te leef en is dit moontlik om onbevrees vooruit te kan lewe.

Wanneer ons dus terugkyk in die geskiedenis moet ons ons laat waarsku deur die foute, die sonde van die verlede.

Ons moet ook leer uit die geskiedenis, want wanneer ons die verlede ken en gelowig daarna kyk, dien dit tot versterking van ons geloof. Wanneer ons gelowig terugkyk in die geskiedenis, kan ons nie anders as om God te loof vir sy verlossing nie.

Ons loof Hom vir Jesus Christus en vir al die ander dinge wat Hy ons saam met Hom geskenk het en steeds skenk, in besonder dat Sy Woord oor vyf en sewentig jaar ongehinderd in die Gemeente van Zwartruggens verkondig kon word.

**AMEN.**

# BRIEWE, GEDAGTES, HERINNERINGE.

## BEKENDE HANDELAARS

DIT was in die vroeë dertigerjare dat hier in Swartruggens twee algemene handelaars was wat noue bande met die gemeenskap gehad het. Almal het hulle geken en hulle het almal geken, die kinders ook. Dit was mnr Goodman en die Koplwitzbroers Abraham en Ben.

Een Sondag met 'n nagmaalsviering sit die gemeente stemmig en wag dat die diens moet begin. Klein Velde staan langs sy ma op die bank en kyk die gemeentelede aandagtig deur en vra so ewe hardop: "Mamma waar is mister Goodman dan?" Daar was 'n onderlinge roering en gegiggel maar die orde was herstel toe die leraar en die kerkraad binnekom.

**Onbekend,**
**Visteriawoonstel,**
**Krugersdorp.**

## HERINNERINGE AAN 1946-47

SONDAG na Sondag met dienstyd asook nagmaaltye was die kerk vol mense sodat Psalm 116 te min strofes gehad het vir al die nagmaalstafels; desondanks ds. Van Oosten se eg hollandse preke wat soms moeilik verstaanbaar was.

Die kerkraadbanke gevul met ringkoppe en gryskoppe met waardigheid en wysheid. Hier kom in my gedagte op manne wat hulle plek vol gestaan het in die kerk, soos oudl. Theuns van Staden, 'n sagte kalm mens wat geweet het waarheen. Oudl. Kerneels Young, 'n broer van wyle ds. S J Young — karaktervol met vaste beginsels. Oudl. J A Cronjé saam met wie ek self as diaken gedien het totdat ekself as ouderling gekies is. 'n Waardige voorsanger en voorleser was oudl. H L Engelbrecht, 'n onderwyser van Brakkloof, met 'n stem so vas van noot dat die orrel sou bloos. Dan was daar oudl. Nortjé, vader van die huidige oudl. Frans Nortjé, wat sy werk gedoen het soos 'n sagte reënbui in Februarie, wat deurdring tot die bodem. Diak. Hansie Bezuidenhout was seker een van die kleurvolste karakters van ons kerk.

Dit was vir my 'n voorreg om as diaken en later as ouderling op die Ringskommissie te dien vir ongeveer veertien jaar. Daar sal in my hart altyd 'n sagte plek wees vir die gemeente Zwartruggens.

Mag die gemeente groei, bloei en werk tot eer van God. (Brief verkort).

**Oud. Oudl. D J Erasmus Koster.**

## OOM PHILIP EN TANT DORIE REINECKE

HY het gedien as ouderling in die gemeente, ons onthou hom ook as hersteller van horlosies. Hy het belang gestel in prospektering en het 'n pragtige versameling edelgesteentes besit.

Tannie Dorie was 'n getroue lid van die N.H.S.V., haar huis en tuis was pynlik netjies, sonder hulp.

Nadat oom Philip op 7 September 1968 aan 'n hartaanval oorlede is, het tannie Dorie 'n ruk aangebly waarna sy na die kinders op Klerksdorp is. Sy het egter getrou voortgegaan om donasies en bydraes te stuur — 'n bedrag van R754 in totaal. Tannie Dorie, die Here sal u seën — baie dankie.

Terwyl ek, op haar versoek, die kransies wat reeds verslete was, verwyder het, het ek agteroor geval met my kop teen 'n staaltafel en het eers in die spreekkamer my bewussyn herwin. Ds. Marais, wat die bakkie huis toe bestuur het, sê dis die eerste keer dat hy sien iemand eers die kransies kry en dan besluit om die gees te gee. (Brief verkort).

**Gerda Cronjé.**

## LINDLEYSPOORT-NOORDWYK

NADAT groot gedeeltes aan die noordekant van die gemeente aan Bophutatswana afgestaan is, te wete Holfontein en Syferfontein, is hierdie nou een van die mees noordelike wyke — uitsluitlik 'n boeregemeenskap.

Die twee oudste lidmate in die wyk is oom Hannes en tant Sannie Coertze. Albei is in die wyk gebore, het hier lidmaat geword en is op 8.12.1925 deur ds. Kühn in die pastorie in die huwelik bevestig.

Op 13 Maart 1985 is wyle oudl. Soon Joubert en sy vrou Annatjie tragies in hulle plaaswinkel deur terroriste doodgeskiet en verbrand. Wyle Soon was ten tye van die tragedie ouderling van die wyk.

**W J Potgieter.**

## ONS SKRIBA, KASSIER EN KOLPORTEUR: OOM ROELOF CRONJÉ



IN 1949 word hy bevestig as ouderling en bedien hy Klipbankfontein, Wagenboomskop, Doornkom en Otterfontein.

In 1948 word hy skriba van die gemeente. Voor 1962 was hy hulpkassier met tussenposes. Vanaf 1962 lewer hy diens as skriba, kassier en kolporteur van hierdie gemeente. Hierdie hoedanigheid het hy aanvaar op voorwaarde dat geen vergoeding aan hom gemaak moet word nie en in al die jare, wat hy hierdie diens verrig, is daar nog nie eers 'n telefoonrekening vir vereffening ingedien nie.

As skriba hou hy noukeurige en volledige notule. As kassier is hy baie nougeset en noukeurig in dermate dat 'n predikant, wat ons gemeente verlaat het, terug verlang na die kassier van Zwartruggens gemeente.

As mense en vriende kan ek oom Roelof en tannie Gerda nie anders opsom as vriendelik, gasvry, bedagsaam, meelewend en behulpsaam op 'n wyse dat die een hand nie weet wat die ander doen nie. Hulle gesindheid is altyd: "Kan jy 'n vriend 'n diens bewys, doen dit, want ons loop die lewenspad net eenkeer en nooit weer nie".

Ja, mense met begrip vir die lief en leed en probleme van 'n medemens en in gewilligheid om te help waar hulle kan.

Oom Roelof het die hoeksteen van die kerkgebou geskenk. Sy vrou S C Y Cronjé het die hoeksteen van die N.H.S.V.-Saal geskenk.

Dit is oom Roelof se hartsbegeerte om die dag te mag beleef vir die plasing van die gedenknaald ter aandenking van die 75-jarige bestaan van die gemeente want hierdie gedenksteen het hy as geskenk belowe.

Ons dank die Skepper vir 'n egpaar wat met soveel vriendelikheid en gawes in ons gemeenskap en kerk mag werk.

**Ouderling T F Coertze.**

## WILDTUINTOER

VROEG die oggend van 20 Mei 1984 het 'n vrolike en opgeruimde groep ouer lidmate onder leiding van ds. en mev. R T I Pienaar na die nuwe Berg-en-dalruskamp in die Nasionale Krugerwildtuin vertrek.

Saam met ons oueres was daar ook 'n aantal egpare wat na ons welsyn en gemak omgesien, ons heerlik bederf, en — totdat ons weer veilig by ons tuis bestemming aangekom het, altyd met 'n vriendelike glimlag eet- en drinkgoed uitgedeel het. Sang en konsertinamusiek het tot die gesellige atmosfeer in die bus bygedra.

Saans, in die Wildtuin, is etes beurtelings by die oueres se woonplekke voorberei, aandgodsdiens deur een van die ouderlinge waargeneem, geëet en koffie gedrink en daarna bed toe! 'n Baie besonderse geleentheid was die ooievaarstee wat ons vir mev Pienaar aangebied het.

Die dae het gevlieg en die oggend van 26 Mei is die terugtog oor Sabie aangepak. (Brief verkort).

**Kitty Coertze.**

## GETUIGSKRIF VAN DANKBAARHEID

WANNEER ons terugdink aan ons drie jaar in Zwartruggens is daar 'n paar dinge wat uitstaan. Die duidelikste is seker die droogte en die invloed wat dit op die gemeente en gemeenskap gehad het. Dit was al 'n paar jaar lank droog met ons aankoms daar. Toe is daar gesê dat die meeste boere nog net een jaar sou kon uithou. Gelukkig was daar nie 'n geloofsdroogte nie; daarom is hulle vandag nog daar.

Die droogte het enkele mense verder van God af gedryf. 'n Klein klompie mense, so het dit gelyk, was onaangespreek deur die droogte. Die groot meerderheid is egter deur die lang droogte baie nader aan hulle Skepper gebring.

Telkens na huisbesoek by lidmate, waar daar vir die soveelste keer geen vooruitsig op 'n oes was nie, was daar nog geloof en vertroue op God. Daarom het ek menigmaal self versterk teruggekom van lidmate wie ek moes gaan bemoedig.

In 1987 het ons 'n beeskollekte gehou. 'n Weduwee met net een bees wat sy die winter wou slag het dié bees vir die kerk gegee, maar die lidmaat in die gemeente wat seker die meeste beeste het, het nie een gehad om vir die kerk te gee nie. Dit is iets wat my lank sal bybly.

Dit was opvallend hoe die swaar dinge ons gou deel gemaak het van die gemeente en gemeenskap van Zwartruggens; dinge soos die droogte, die dood van my vader kort na my bevestiging en die terroristemoord op ouderling en suster Soon en Annatjie Joubert. Ons kon werklik in mekaar se vreugde en in mekaar se swaar deel.

'n Kenmerk van Zwartruggens is sy gasvryheid, maar anders as in ander dele van die land waar daar baie oor gasvryheid geroem word, is Zwartruggens se gasvryheid een van doen en nie net praat nie. Die lewe sonder uiterlike vertoon wys dat swaarkry dieper waardes na vore bring.

In Zwartruggens het ons waardevolle ondervinding opgedoen tussen ampsdraers en lidmate wat met getrouheid en liefde geloofslewens leef, (ons het ook baie geleer uit die optrede van lidmate wat nié so leef nie). Dit was vir ons goed om daar te woon en te werk en ons sal dit altyd met liefde onthou.

**T F Joubert,**
**Swellendam.**

## OUDSLEWENDE KERKRAADSLID



**Johannes Hendrik van Dyk**
**Anna Aletta van Dyk**

HIERMEE my herinneringe van die Gemeente Swartruggens oor 'n tydperk van 41 jaar, vanaf 1913 tot 1954.

**Eerstens:**

Soos aan my vertel deur my ouers en grootouers.

Die gemeente is afgestig van die Gemeente Rustenburg en Zeerust in 1913. My Oupa Martinus Christoffel van Staden was van Zeerust afgevaardig; dus een van die stigters; hy was ook een van die persone wat met die aankoop van die gronde behulpsaam was.

Die stigting het geskied in die sinkkerk van die NG Kerk wat gestaan het naby die ou seunskoshuis, naby waar oom Piet Bisshoff later gewoon het. Die eerste samekomste van die gemeente het ook in die NG Kerk plaasgevind. Daar is na stigting aan die werk gespring en spoedig is die sinkkerk afgerig, ek weet nie wanneer dit in gebruik geneem is nie. My ouers het twee jaar na stigting van Zeerust oorgekom na Swartruggens — toe was ek 7 jaar oud en was die sinkkerk toe reeds daar; so binne twee jaar het die gemeente reeds 'n eie kerkgebou gehad. Die kerk is deur die gemeente self opgerig. Die preekstoel en kateder is gemaak deur oom Schoeman van Otterfontein. Dit was vir my 'n pragstuk; het op 'n midde-voet en 4 esse (4 s'e) na buite gestaan. Die preekstoel is later aan die gemeente Ruskoppies geskenk en ek vermoed dat dit vandag nog gebruik is.

**Tweedens:**

My herinneringe vanaf 1915 tot 1954 toe ek die gemeente verlaat het en verhuis het na Potgietersrus.

Die eerste predikant van die gemeente was Ds. J J Kuhn wat vanaf Lichtenburg beroep is in 1916. Deurdat die gemeente nie oor 'n pastorie beskik het nie, het Ds. Kuhn en sy gesin by oom Jan Joubert, eerste skriba van die gemeente, ingewoon op Krokodildrift. Daar is dadelik begin met die bou van die pastorie wat vandag nog diens doen. Die ontwerp van die pastorie is deur mev Kuhn gedoen en die gemeente het ook hierdie werk self gedoen. Die inwyding van die pastorie onthou ek nog goed, maar die datum onthou ek nie meer nie.

In die dae van Ds. Kuhn herinner ek nog so goed die rye tente en ossewaens, asook die verskillende families soos die: Schoemans, Jonkers, Cronjé's, Van Tonders, Els, Nortjé's, Bezuidenhout, Geyer, Snyman, Van Staden, Oberholzers, Breedt, Pretorius, Pienaar, Van Jaarsveld, Opperman, De Beer en Barnard. Elke familie het hulle staanplek gehad.

As kind onthou ek nog 'n gebeurtenis wat 'n groot indruk op my gemaak het. Met 'n Nagmaal die Sondagaand was daar 'n donderstorm met hael en swaar weer, en het die weer ongeveer 30 of 40 meter van ons tent twee voorosse doodgeslaan, want die osse word Sondagaand aan die jukke vasgemaak sodat Maandag vroeg gery kon word. Oktober 1925 word ek op 17 jaar belydende lidmaat by Ds. Kuhn; soos ek my kan herinner, was dit die grootste getal lidmate in Ds. Kuhn se tyd. Ons was 38.

Hier wil ek net meld dat my oupa Marthinus van Staden wat die plek waar die kerk gebou moet word soos deur die stigters besluit, kon aanwys, nog in lewe ten tyde van die inwyding was.

Daar is aan hom die geleentheid gegee as oudste lidmaat en as stigterslid van die gemeente, om die Bybel op die kansel te plaas. Ek herinner my nog hoe hy voor die kansel gestaan het en die Bybel omhoog gehou het en in treffende woorde die gemeente gemaan het om aan die Woord van God vas te hou, waarna hy, wat toe 83 jaar oud was, stadig die kansel bestyg het en die Bybel op sy plek geplaas het.

Voordat ek afsluit wil ek ook meld dat van die Gemeente Zwartruggens twee gemeentes afgestig is, naamlik Ruskoppies en Koster, asook 'n klein deel van Groot Marico.

Hiermee my beste wense aan die gemeente vir die toekoms. Ek bid u Gods rykste seën toe. My boodskap aan u is die van my oupa: Hou vas aan die woord van God. (Brief verkort).

**Geteken u broeder: J H van Dyk.**

## NHSV-ZWARTRUGGENS

### MET ERKENNING AAN DIE CHRISTELIKE VROU, OKTOBER 1985

OP 'n lae rantjie, omring deur karee-, olien- en nog ander soorte inheemse bome, waar die reënvoël se weemoedige roep soms dwarsdeur die erediens gehoor kan word en waar "die tortelduif op sabbatsmôres, die stilte in die lug nog stiller maak, deur af en toe te koer en dan swyg", staan die Kerkgebou en daarnaas die Saal van die Nederduitsch Hervormde Kerk, Gemeente Zwartruggens. Die grond vir die bou van die kerk, sowat 200 morg, is geskenk deur die heer P J van Staden, 'n oorgrootvader van een van ons predikantsvroue, mev ds. A C Kuyper.

By die stigting van die gemeente op 22 en 23 November 1913 in 'n geboutjie waar die stasiegebou vandag staan, is besluit op die naam: Nederduitsch Hervormde Gemeente Zwartruggens, net soos die naam op die stasiebordjie destyds was. So is ons NHSV-tak ook geregistreer. Die naam, vroeër ook Zwartruëns, is afkomstig van die lae reeks rante wat veral laatmiddag 'n duidelike swart rug vertoon.

Ons NHSV-tak is nie juis groot nie, bestaan slegs uit 33 ingeskrewe lede, maar byna al die susters van die gemeente werk baie goed en lekker saam. Die bou van ons saal is in 1978 met goedkeuring van die kerkraad en gemeente onder leiding van ds. en mev J P B Blignaut begin. Mev Blignaut het die hoeksteen gelê, wat 'n geskenk is van ons destydse tesouriere, mev Gerda Cronje. Na voltooiing van die saal is genoegsaam tafels en stoele aangekoop waarmee die gemeente ons ook weer pragtig gehelp het, deur vir een of meer stoele te betaal. Materiaal vir tafeldoeke is aangekoop en deur party van die susters gemaak. Sedert die ingebruikneming van die saal, word daar elke Sondag na die erediens tee en koffie geskink en van die gemeentelede sit heerlik en gesellig saam om die tafels en gesels.

Gedurende die verblyf van wyle ds. en mev J S Marais is geld ingesamel vir die aankoop van gordyne vir die saal. Dit was vir ons 'n blye dag toe ons ons saal "amptelik" in gebruik kon neem en nog 'n blyer geleentheid toe ons op 23 November 1980 die laaste van die bedrag aan die gemeente kon terugbetaal, wat hulle rentevry aan ons geleen het. Alhoewel weer sonder 'n predikantsvrou het die susters steeds hard gewerk en met behulp van 'n donasie van wyle mnr G Kotze 'n koelkas laat inbou wat baie probleme tydens ons basaars uitskakel.

Tydens ds. en mev R T I Pienaar se verblyf hier kon ons vloerbedekking laat lê, help met die herbedakking van ons kerk, eetgerei aankoop, in ons kombuis voldoende pragtige houtkaste laat inbou en die kerkraad help met die modernisering van die pastorie, deur die kombuis toe te rus. Daar is ook 'n nuwe projektor met twee luidsprekers aangekoop wat nou ook deur die jeug gebruik word om goeie rolprente te vertoon en sodoende hulle fondse te styf. Verder is 'n pluimbalbaan in die saal aangebring wat deur die jongeres benut word.

Van ons wyke het 'n spog-resepteboekie uitgegee en daarmee 'n mooi bedrag geïn.

Deur die jare het die susters ook van die Monument-tehuise, die Kinderhuis in Krugersdorp en die blinde werkers in Pretoria besoek. 'n Weeklange toer na die Krugerwildtuin is deur ds. en mev Pienaar vir die senior burgers van die gemeente gereël, maar 'n hele paar van die jonger susters met hul eggenote het ons vergesel, vir ons gesorg en ons heerlik bederf. Dit was 'n baie aangename week. Nogmaals dankie aan ds. en mev Pienaar, en aan die jonger garde.

Alhoewel dit tans nog hier by ons bitter droog is en die dorp nog onder 'n waterskaarste gebuk gaan, werk ons blymoedig voort.

Groete en seënwense van tak tot tak.

**A C Coertze**
**(Vise Voorsitster)**

"Aanhaling uit Aandmymering uit gedigte van A D Keet"

### SKULDIGE GEWETE

'n GEBEURTENIS wat ek nie sal vergeet nie, het plaasgevind tydens 'n erediens: 'n Koshuiskind het 'n boek van die galery laat afval. Dit het op die bors en skoot van oom en tannie Van Vuuren se seun geval. Hy het die boek vas gegryp en stotterend gesê "dis die predikant wat my gegooi het omdat ek geslaap het". Al die verduidelikings het niks gehelp nie; hy wou die predikant om verskoning gaan vra. Na oorlegpleging met ds. F van Oosten het die seun sy verskoning aangebied en belowe dat hy nie weer sou slaap nie. (Brief verkort).

**P H Roux**
**Swartruggens**

### GROOT DOOP

NIETEENSTAANDE faktore soos die ontvolking van die platteland, veroudering van die bevolking en krimpende kindergetalle, is ses babas op 2 Februarie 1986 gedoop.
**(Red)**



### SINKKERK

KOSTER F F Nortjé tydens sy aanneme voor die "Sinkkerk". Dié kerk het nagenoeg sewe meter wes van die nuwe boorgat langs die oprit gestaan.

Dit was bo die grond op boekenhoutpale gebou en het tot 1942 as kerk gedien.
**(Red)**



### EERSTE KATKISANTE

ONS het in die Laerskool gekatkiseer vir een week. Net die kerkklok was nog op sy oorspronklike plek en het elke keer gelui as ons moes stap vir katkisasie. Die bevestiging het plaasgevind op 11 Julie 1942. Ds. J J Engelbrecht was die predikant. Dit was seker een van die grootste tentelaers — indien nie die grootste nie — want Dwaalboom was ook nog hier voordat hy afgestig het.

Wat my altyd by sal bly was die preek die Sondagmiddag deur een van die oud-predikante. Dit was uit Sagaria I vanaf vers 7 tot 17.

**(Mev) C Erasmus**
**Lindleyspoort-Suid**

## 3.0 AMPSDRAERS VAN DIE GEMEENTE

ONDERSTAANDE gegewens is uit notules gerekonstrueer; datums en name mag foutiewelik geplaas wees; daar mag ook uitlatings voorkom, veral tussen 1926 en 1935. Indien lesers kan meehelp tot 'n korrekter en vollediger naamlys, moet u dit asseblief aan die gemeente oordra.
**(Red)**

## 3.1 LERAARS


Ds. J J Kuhn
1916 - 1928


Prof. E S Mulder
1930


Dr. J J Strydom
1932


DS. J D Storm
1934 - 1938

,,Julle voorgangers hou wag oor julle lewe en moet aan God rekenskap gee.


Ds. P D F le Grange
1988


Ds. T F Joubert
1985 - 1987


Ds. R T I Pienaar
1981 - 1984


Ds. J S Marais
1978


Ds. P J Booysen
1938 - 1940


Ds. J J Engelbrecht
1941 - 1946


Ds. F van Oosten
1947 - 1950


Ds. J A P van Tonder
1951 - 1953

Wees gehoorsaam en onderdanig aan hulle, want dan sal hulle hulle werk met vreugde kan doen en nie kla nie; anders het dit vir julle geen nut nie!!
Hebr. 13:17


Ds. S J Prins
1954 - 1956


Ds. F van Oosten
1968 - 1972


Ds. J P B Blignaut
1973 - 1978

## 3.2 SKRIBAS

| | |
|---|---|
| 21.2.14 tot 20.1.24 | J H Joubert |
| 24.1.20 | D J C van Wyk |
| 4.10.20 | J W Minie |
| 6.10.34 | J W Minie (wnd) |
| 6.4.35 | A A van Jaarsveld |
| 6.6.42 | H L Engelbrecht |
| 26.6.48 | L T Steyn |
| 11.12.48 | W van den Heever |
| 1.4.50 tot 23.6.51 | Br. G Jansen van Vuuren |
| 23.6.51 tot 12.1.52 | J A Fourie |
| 19.12.53 | H L Engelbrecht |
| 10.4.54 | W J van Schalkwyk (wnd) |
| 1.8.54 tot 18.12.54 | H J Steyn (wnd) |
| 26.3.55 | J M Young |
| 8.10.55 | H J Steyn |
| 10.8.57 to 19.8.60 | T C Cronjé |
| 29.10.60 | C C Mans |
| 26.8.61 | Ds. Van Oosten (wnd) |
| 27.1.62 tot tans | R J P Cronjé |

NS. Oudl. R J P Cronjé dien vanjaar reeds vir ses en twintig jaar ononderbroke as skriba-kassier — 'n diens wat hy sonder enige vergoeding, soos vir die Here, doen.

## 3.3 KASSIERS

| | |
|---|---|
| 2.4.20 | A Els |
| 1.10.21 tot 15.1.35 | F Naudé |
| 12.1.35 | Ds. Storm |
| 8.4.38 | J H van Dyk |
| 7.10.44 | J M Minie (jnr.) |
| 8.10.50 tot 23.6.51 | G R Janse van Rensburg |
| 12.1.52 (bedankingsdatum) | J A Fourie |
| 27.3.54 (bedankingsdatum) | J H van Dyk |
| 27.3.54 | H J Steyn |
| 10.8.57 | T C Cronjé |
| 29.10.60 | C C Mans |
| 27.1.62 tot tans | R J P Cronjé |

## 3.4 SUPERINTENDENTE VAN SONDAGSKOOL

| | |
|---|---|
| 21.2.14 (Eerste kategesemeesters) | Brs. M e P van Staden |
| 30.5.14 | J P van Tonder |
| 5.10.19 (bedankingsdatum) | J W Minie |
| 5.10.19 tot 6.6.42 | A A van Jaarsveld |
| 11.7.42 tot 5.10.45 | J W Minie |
| 5.10.45 | J H van Dyk |
| 5.12.47 | H G de Beer |
| 11.12.48 | D van den Berg enJ A Cronjé |
| 18.12.65 tot 9.12.66 | P H Roux |
| 13.5.67 tot 4.11.67 | D F Engelbrecht |
| 11.12.68 tot 20.9.75 | J F P Engelbrecht |
| 6.12.74 | P B J Coetzer |
| 20.9.75 tot 10.11.79 | T F Coertze |
| 10.11.79 tot 7.11.81 | P B J Coetzer |
| 7.11.81 | P J Koekemoer |
| 16.1.84 | N J H Els (jnr.) |
| 1984 tot tans | J C Cronjé |

### 3.5 KOSTERS

| | |
|---|---|
| 21.2.14 tot 4.1.20 | J du Toit |
| 24.1.20 | A Botha |
| 8.4.22 tot 1934 | F A Botha |
| 1934 | J Robbertse |
| 30.9.38 | F Botha |
| 8.4.39 | Adolf Botha |
| 18.1.41 | P Bester |
| 24.1.42 | Z van Niekerk |
| 1.10.43 | J Vorster |
| 7.12.46 | D L Cronjé |
| 27.1.62 | P H Roux en ds. Van Oosten |
| 1963 | Fritz van Oosten |
| 18.12.65 | P J Reinecke |
| 19.3.66 | P H Roux |
| 22.4.70 | P W A Nel |
| 7.2.83 | Ds. R Pienaar |
| 5.8.85 (bedankingsdatum) | P Abrie |
| 5.8.85 tot tans | F F Nortjé |

### 3.6 ORRELISTE

| | |
|---|---|
| 11.12.48 | Mev A L van Oosten |
| Nagenoeg 1950 - 1951 | Awie van Eeden |
| 25.6.49 | Mev S Malan |
| 26.3.55 tot einde 1963 | Mev M J Baumbach |
| 12.12.64 (tussentyds) | Mev R Groenewald |
| | Mev Van Oosten |
| Afgebroke vanaf 1955 tot tans | Mev R van Staden |
| 1.8.66 | Mev M J Baumbach |
| 6.8.75 (bedankingsdatum) | Mev R Groenewald |
| 1978 tot tans | Mev J M Cronjé |

### DIAKONES

Mev A L Viljoen is die eerste vrou wat op die kerkraad verkies is op 31.10.1983.



### STUDENTE

DIE volgende studente is met fondse van die kerk gehelp. Of almal teologiese studente is, is onduidelik. **(Red)**

| | |
|---|---|
| 2.4.20 | Hendrik Kruger |
| 1940 | Student Van der Merwe |
| 31.8.43 (Teologiese student) | S Young |
| 26.6.48 (Teologiese student) | P van Jaarsveld |
| 7.4.51 | Student Olivier |
| 25.2.61 (Teologiese student) | Rouen Cronjé |
| 25.2.61 (Teologiese student) | At Mc Donald |
| 13.3.84 (Teologiese student) | F Evert |

## 4.0 STATISTIEK EN ANDER BESONDERHEDE

### 4.1 FINANSIËLE STATISTIEK

**6/4/18:** Jaarlikse inkomste: 843 pond.
Jaarlikse uitgawe: 834 pond.

Dié oggend se basaar lewer 78 pond op.

**4/10/18:** 'n Hulppredikant ontvang 5 pond per geleentheid. Die kassier ontvang 1 pond per kwartaal.

**18/1/36:** Jaarlikse inkomste: 754 pond.
Jaarlikse uitgawe: 1 008 pond.

**11/4/36:** Die basaar lewer 81 pond op, buiten die beeste.

**12/6/54:** As gevolg van die daling in die lidmatetal word die hoofdelike aanslag van 3 pond na 5 pond verhoog.

| | **Ontvangstes** | **Uitbetalings** |
|---|---|---|
| 1966 | R7 991,69 | R7 637,84 |
| 1976 | R29 567,38 | R27 686,10 |
| 1986 | R80 529,00 | R97 072,38 |

**1988:** Die basaar lewer R15 399 op.

### 4.2 LIDMATE

Vanaf 1931 tot op 31/7/1988 is daar 3 174 kinders in die gemeente gedoop:

| | | | |
|---|---|---|---|
| 1914 | 42 | 1854 | 28 |
| 1924 | 58 | 1964 | 20 |
| 1934 | 63 | 1974 | 8 |
| 1944 | 55 | 1984 | 15 |

Uit die lidmaatregister blyk dat van 1914 tot 1988: (i) 2 246 lidmate aangeneem is; (ii) 1 844 lidmate oorgekom het; (iii) 1 791 lidmate vertrek het.

**Lidmatetal 1913 tot 1988**

| | |
|---|---|
| 23/11/13 | Geskatte 400 |
| 4/2/14 | Belydend: 570; Sieletal: 1 149 |
| 2/10/20 | Meer as 800 lidmate |
| 3/10/37 | Belydend: 697 |
| 12/6/54 | Belydend: 531 |
| 1967 | Belydend: 481 |
| 1988 | Belydend: 318 |

### 4.3 BEELDENDE BESONDERHEDE:

Op 30 Mei 1914 word die volgende met betrekking tot die bou van die kerkgebou besluit:

- 'n Goeie messelaar sal 10/- per dag verdien.
- 'n Skrynwerker: 10/- per dag.
- Gebrande stene: £1 per duisend.
- Handlangerloon: 5/- per dag.
- Brandhout (stene): £1 per dag.

Die eerste koster, br Du Toit, ontvang £1 per nagmaal.

Die motor waarmee ds J D Storm gewerk het, se aankoopprys was £130 wat in driemaandelikse paaiemente van £18 betaal is. Die predikant moes een vyfde van die motor betaal.

Op 11/4/1952 word die eiendom van die gemeente soos volg beskryf:

- Gedeelte 22 met verbeteringe
- Gedeelte 27 met 4 woonhuise
- Gedeelte van gedeelte A en gedeelte van gedeelte B met kerk en pastorie
- Erwe No 567, 572, 614, 617.

Waardasie: £14 658

'n Vervoerkontrakteur van Vanderbijlpark onderneem in 1958 om die Van Oostens te trek teen £35.

Op 13/5/67 word die verbandkoers by Ou Mutual verhoog tot 7%.

Met die oog op die gemeentelike saamtrek op 15/11/75 word besluit op die volgende pryse vir beesvleis:
Agterkwart: 90c per kg.
Voorkwart: 80c per kg.

'n Predikant van die Nederduitsch Hervormde Gemeente van Zwartruggens ry nagenoeg 4 400 km per jaar op huisbesoek.

Die ouderling wat sekerlik die meeste kerkraadsvergaderings met gebed afgesluit het, was wyle oudl J A Cronjé.

Grond, huidiglik in die gemeente se besit, is Gedeelte 22 van die plaas Brakfontein No 404, groot 94,574 morg.

Oudl R J P Cronjé hou waarskynlik 'n rekord in dié sin dat hy oor die jare die volgende notules opgestel het:
Kerkraadsvergaderinge: 155
Finansiële komiteevergaderinge: 74
Gemeentevergaderings: 54

## 5.0 KRONIEKE VAN DIE NEDERDUITSCH HERVORMDE GEMEENTE ZWARTRUGGENS (1913 — 1988)



**23/11/1913**: 'n Vergadering van gemeentelede van Rustenburg en Marico vind plaas in die ou sinkkerk van die Ned. Hervormde of Gereformeerde gemeente te Zwartruggens. Teenwoordig is een honderd agt en sestig lidmate van die nuut te stigte Nederduitsch Hervormde Gemeente van Zwartruggens.

Die Gemeente kom tot stand deur bemiddeling van twee betrokke Ringskommissies: die Noordelike Ring is verteenwoordig deur die voorsitter , ds Murray (jnr) en die skriba, ds H C M Fourie; die Westelike Ring deur voorsitter ds P W Ennis en skriba ds P van Drimmelen, asook broeder oudl F W Ernst van Klerksdorp.

Vanaf Rustenburg wens drie honderd en twintig lidmate af te stig en vanaf Marico 'n geskatte twee en sewentig. Dus 'n beraamde vier honderd lidmate.

Die grense word deur beide Ringskommissies soos volg voorgestel: Selonsrivier en Elandsrivier, plaas Rietfontein (403) na Waterval, Kortfontein, Hartbeesfontein, Rietfontein (299), Renosterfontein, Stroomrivier, Zwaarverdiend, Vogelstruisnek, Doornlaagte in 'n reguit lyn na die sameloop van Krokodilrivier en Groot Marico. Vandaar met Groot Merico op tot Nooitgedacht en verder suidwaarts alle oewerplase van Groot Marico tot Syferfontein (299), Du Toitspan, Geyerspan, Kruidfontein en Tafelkop.

Op voorstel van br Ernst word ses ouderlinge en ses diakens gekies vir die nuwe gemeente.

As ouderlinge is gekies: M C van Staden, P S van Staden, J P van Tonder, P van Jaarsveld, Ian Joubert en Jan Schoeman.

As diakens is gekies: Arie Oberholzer, Andries Els, Adriaan van Jaarsveld, Dawid van der Merwe, Christiaan Els en Hermanus Kritzinger.

Met twee en vyftig stemme teen vyf en twintig word besluit om onder die Westelike Ring te resorteer.

Op versoek van die nuutverkose kerkraad word ds J Kühn van Lichtenburg, as konsulent benoem; . . . . "een jonge leraar, die ook kan huisbezoek doen".



Ds Murray spreek die volgende woorde tydens die vergadering: "Moge alle wensen en zegeningen aan dit klein getal vervuld worden; en de katoenbouw en andere landbouw haar in staat stellen om ná grond en kerkgebouw een eigen jonge leraar te beroepen. God zij met haar".

Na die bevestiging van kerkraadslede het ds P van Drimmelen laat sing van Psalm 86:6. Die preek het gehandel na aanleiding van die gebed van die jong, vrome Salomo in die nag na sy kroning tot koning oor Israel (2 Kron. 1:10a) **"Geef mij nu wijsheid"** Die gemeente is genooi om te bid en te werk, om uitsluitend om lewenswysheid en die vrees van die Here te bid. Na die voorbeeld van Salomo se lewe, word gewys op die seën en die vloek wat sou volg, sou hulle hulle laat waarsku al dan nie.

Ds P W Ennis voer die rede tydens die nagmaal wat deur Di. Murray en Roos bedien is. Hy lê nadruk op die verlossingsgedagte en wys daarop dat die enigste teken van

verlossing, die bloed van Jesus Christus is, wat soos 'n rooi draad hemel en aarde verbind.

**Dieselfde middag:** Ds Murray doop tien kindertjies en ds Van Drimmelen moedig die gemeente aan tot "werkzaame dankbaarheid" na aanleiding van die drie gelykenisse in Mattheus 21 en 22.

**Dieselfde aand:** Ds H C M Fourie lewer 'n sierlike en bondige leerrede over "overvloed": 1 Thess 4:10.



Voordat die seën uitgespreek is, is 'n adres van die pasbevestigde kerkraad, namens die nuwe gemeente, voorgelees deur beide Ringskommissies, waarin hulle hartlik bedank is vir die werk wat hulle in God se naam verrig het en waardeur in 'n dringende behoefte voorsien is: die nuwe gemeente van Zwartruggens.



**21/2/14**: Die gemeente van Marico doen goedgunstiglik afstand van die "wijk van de kerkraad van Bokkraal".

**21/2/14**: Die gemeente van Marico skenk 'n gedeelte van die plaas Brakfontein, onder bepaalde voorwaardes, aan die nuwe gemeente van Zwartruggens.

**17/4/14**: Dit word bekend gemaak dat Gemeente Rustenburg as geskenk aan die gemeente "de stuk grond Uitspanpan" en 'n bedrag van £60 ter betaling van 'n gedeelte van die grond te Brakfontein aan die kerkraad van Zeerust, gee.

**30/5/14**: Broeder Paul Els stel voor om vir eers pale in te plant en bokseile te span om voorlopig as kerk te dien. 'n Ander voorstel, ten gunste van die huur van 'n gebou, word aanvaar.

**30/5/14**: 'n Voorstel word aanvaar om 'n kerk met 1 000 sitplekke te bou. Persone wat bereid is om aan die bou van die beplande kerk mee te help, moes hulle name terstond neerskryf. As boukommissie word gekies drie lede uit die kerkraad en twee uit die gemeente, naamlik: Ouderlinge: J H Joubert, J Schoeman, P S van Staden; Gemeentelede: Jacobus Putter, Jan van Staden. As messelaars word benoem: Ouderlinge: Jan Schoeman, J H Joubert, A J Els; Diaken: D S Fourie; Gemeentelede: Jacobus Frey, Dirk Mosterd, Johannes Schoeman, J P Schoeman, Anthonie Nortjé, Jacobus Putter.

**15/7/14**: Na lang diskussie word besluit op 'n gebou met die volgende afmetings: 80 voet x 33 voet x 18 voet hoog. 'n Kommissie word benoem om Brakfontein te gaan ondersoek met die oog op grond vir die maak van stene.

**5/7/14**: 'n Besluit word aanvaar om aan die kassier 5/- te gee elke keer as hy na Rustenburg gaan vir kerkdoeleindes, ten einde perdevoer te kan koop.

**27/8/14**: Op grond van "de landsomstandigheden" word besluit om die maak van stene vir die kerk tot later uit te stel. Hier word vermoedelik onder andere na die politieke woelinge verwys.

**15/1/16**: Gedurende dié Saterdagmiddag vind die bevestiging van ds J J Kühn plaas: Ds van Belkum bevestig ds Kühn aan die hand van 2 Tim. 4 "Doe het werk van een Evangelist".

**15/1/16**: Die aand lewer ds Kühn sy intreerede na aanleiding van Mattheus 12, waarin hy klem lê op die barmhartigheid en lankmoedigheid van die Here.

**15/1/16**: Op 'n gemeentevergadering na die intreerede, word besluit om 'n pastorie te bou.

**16/1/16**: Drie nagmaaltafels word beurtelings deur ds Kühn en vermoedelik ds Vermooten, van Zeerust, bedien.

**17/1/16**: "Maandagmorgen ging de gemeente opgeruimd naar hunne verskillende woningen". (oudl P S van Staden).

**12/10/17**: Ds J J Kühn sê dat hy met groot genoeë kan sê dat die buitegeboue van die pastorie so te sê voltooi is.

**12/10/17**: Oudl Jan Schoeman kan nie vir die beesbasaar kollekteer nie, daar hy aan die pastoriegebou werk.

**13/10/17**: Die boukommissie vra die kerkraad om die namiddag om vyf uur die feitlik voltooide pastorie in die teenwoordigheid van die hele gemeente in ontvangs te neem.

**6/4/18**: Die drie gemeentes van die drie susterskerke beywer hulle saam vir die bou van 'n koshuis vir die skool.

**5/10/18**: Die gemeentevergadering vind plaas tydens 'n hewige donderstorm. Ds Kühn maak bekend dat 'n os van diaken Jacobs deur die weer doodgeslaan is.



**11/1/19:** Abram Botha word aangestel om beeste wat buite kerktyd op die gemeentelike weiding loop, te vang en te skut. 'n Besluit word geneem om die grond "toe te maak".

**5/4/19:** Die leraar maak bekend dat die gemeente van Marico die £60 wat Zwartruggens verskuldig is, synde gedeeltelike betaling van grond op Brakfontein, aan die plaaslike gemeente skenk. Hy vra dat die gemeente as mosie van erkentlikheid sal staan.

**5/4/19:** Die verkoop van die "stuk grond van deze gemeente in die Noorde kant van de trynspoor" is ter sprake. Die gemeente besluit om die grond te verkoop en om eerder huise op die kerkgrond te bou met die geld en dit dan te verhuur.

**5/4/19:** Ds Kühn doen 'n beroep op die gemeente dat vyftig persone elk 'n os of £10 sal gee ten einde 'n reserwefonds op te bou. Die gemeente reageer daarop deur beloftes ter waarde van £700 te teken.

**10/5/19:** Op versoek van die skoolhoof besluit die kerkraad om die konsistorie te verhuur vir skooldoeleindes.

**4/10/19:** Die voorsitter deel mee dat die kerkgrond toegespan is, soos vooraf besluit is. Daar word ook besluit om een en 'n halwe morg grond vir tuindoeleindes vir die pastorie toe te span.

**4/10/19:** Die kerkraad gee opdrag dat 'n twaalf voet windpomp teen die som van £70 vir die pastorie aangekoop word.

**24/1/20:** Die versoek aan die Algemene Vergadering om 'n katkisasieboek te voorsien, word uitgestel totdat die Bybel in Afrikaans vertaal is. Intussen moet gebruik gemaak word van die vrae in die gesangeboek.

**5/10/19:** Geld wat die susters voortaan insamel, sal in 'n fonds gespaar word met die oog op verskaffing van banke in die kerk.

**2/4/20:** Die water van die put by die pastorie is ondrinkbaar. Sekere dele van die "windmolen" het vanuit Europa opgedaag; gevolglik besluit die kerkraad om 'n boorgat te boor. Intussen sal die put skoon en dig gemaak word.

**2/4/20:** "De kassier maakt bekend dat de leraar van Rustenburg 5/- van hem verlangt voor de doop van zekere kind doch dat hij weigert daar Rustenburg Zwartruggens 5/- schuldig is.

**2/4/20:** Mnr Visser van die "Bosveld" het 'n groot waenhuis gemaak en is bereid om dit voorlopig vir kerkdoeleindes in die afgeleë deel van die gemeente af te staan. Ds Kühn onderneem om in Oktober daar 'n diens te hou.

**2/10/20:** Ds Kühn maak bekend dat die kerkraad besluit het dat daar een maal per jaar avondmaal gevier sal word in die Bosveld en dat daar terselfdertyd dan bazaar gehou sal word.

**2/10/20:** Hans Bezuidenhout word as diaken verkies. (Hy sou vir nege en veertig jaar ononderbroke as diaken dien in die wyk Bestershoek).



**2/10/20:** Die voorsitter wys daarop dat in tyd van voorspoed minder gegee word as toe daar groot skaarste was en wyt dit aan hoofsaaklik drie oorsake: 1. Die gemeente ag die toestand nie ernstig nie; 2. Omdat die gemeente nie skuld het nie, raak hulle te gerus; 3. Daar word nie in alle gevalle gegee wat beloof word nie.

Hierop word beraam dat sou elke man £1-10, elke vrou £0-10 en 'n meisie 5/- gee, dit goed met die gemeente sal gaan.

**1/4/21:** Die voorsitter maak bekend dat die boorgat by die pastorie voltooi is. Sowat vier en 'n halwe dag lank is geboor. Die boorman meen dat daar genoeg water is.

**2/4/21:** 'n Boek oor kerkgeskiedenis, waarvan ds Kühn 'n mede-outeur is, is ter sprake.

**7/1/22:** 'n Tender van 'n ene mnr Du Preez vir die afpleister van die pastorie, is aanvaar; die bedrag £15.

**8/4/22:** Die gedagte van ds Kühn om 'n koshuis te bou, vind groot byval in die gemeentevergadering.

**29/9/22:** Ouderling Naudé (kassier) maak bekend dat hy voornemens is om die predikant voortaan per tjek te betaal.

**29/9/22:** Oudl Els maak bekend dat die perd wat hy op bruikleen bekom het ten einde die "Sinode" by te woon, "verongeluk" het en vra om tegemoedkoming in dié verband daar hy die skade moet verhaal.

**30/9/22:** Die behoefte aan klaskamers vir die skool en 'n koshuis, spreek duidelik uit die ywer waarmee die sake bespreek word.

**13/1/23:** Hierdie tydperk word gekenmerk deur finansiële druk: die gemeente sukkel om die begroting te laat klop en raak al hoe meer in die skuld. Ds Kühn aanvaar 'n vermindering van £50 op sy traktement tot sake beter lyk.

**31/3/23**: Ds Kühn lees enkele verse uit Genesis 1 en sê dat die mens, geskape na Gods beeld, die karakter van sy Skepper moet dra: regverdig, heilig, rein, ontfermd. Veel meer, sê hy, is die beeld van die teenswoordige geslag: haatdraend, vervloekend, nie ontfermend, liefdeloos, onverdraagsaam.

**Jan 1929**: Ds Kühn het 'n beroep na Germiston ontvang en op 6 April "was dit Vrydag duidelik merkbaar hoe bevrees die kerkraad en gemeente was om te hoor dat hy die beroep aangeneem het, want dan verloor hierdie gemeente 'n vader en moeder".

**7/4/29**: Oud ouderling M van Staden versoek die gemeente om die vertrekkende leraar en sy familie staande toe te sing: Psalm 134:3.

Die tydperk tussen **7/4/1929** en **7/7/1934** kon nie verwerk word nie, daar dié notuleboek(e) onopspoorbaar is. Indien lesers inligting oor dié tydperk het, moet u dit asb. aan die skriba stuur. (Red)

**1934**: Geen geld is beskikbaar om die afgevaardigdes na die Algemene Kerkvergadering te stuur nie. Die kerkraad leen geld by ene Goodman teen dieselfde koers as bankrente.

**7/7/34**: Die "liedere bundel" is voltooi en goedgekeur en dit word oorgelaat aan elke kerkraad om dit te laat gebruik of nie.

**1934**: Finansiële druk is hoog. Ds J D Storm moedig die gemeente aan om by te dra tot die kerkskuld — hy spreek die geloof uit dat omstandighede sal verbeter.



**7/7/34**: Besware ontstaan teen die liederebundel deurdat Psalms en Gesange gevaar loop om afgeskeep te word.

**6/10/34**: £2 word gestem vir arbeid aan die pastorie. Die kalk en ander benodigdhede, asook 'n handlanger, moet voorsien word.

**6/10/34**: Drie en dertig "jongelieden" word aangeneem.

**6/10/34**: 'n Besluit word aanvaar om die koop van 500 sitplekke kerkbanke teen 150 pond van die Hervormde Gemeente van Klerksdorp te ondersoek.

**12/11/34**: 'n Versoekskrif geteken deur nege en veertig lidmate van die Ned. Hervormde Gemeente van Zwartruggens in die Bosveld, lei daartoe dat die kerkraad besluit dat ds Storm drie maal per jaar daar mag gaan nagmaal bedien. Twintig pond word gestem vir die bou van 'n "kerkgeboukie" op voorwaarde dat die Bosveldwyke self twintig pond bydra.

**12/11/34**: Die kerkraad besluit om £120 by die bank te leen en om vyf honderd stoele aan te koop — vermoedelik teaterstoele teen 6/- elk. Na ondersoek val dié plan deur die mat.

**12/1/35**: Die gemeente besluit om drie honderd pondsterling van Barclays Bank te leen vir die maak van kerkbanke.

**12/1/35**: Amptelik word besluit dat ene broer Van Rensburg die banke sal maak teen £130.



**5/4/35**: Die voorsitter rapporteer dat nagenoeg vier honderd en twintig sitplekke klaar is.

**5/4/35**: Die kerkraad besluit om die ou motor (wat baie moeilikheid gee, in te ruil op 'n nuwe teen £280; di. £55 deposito en £30 per kwartaal.

**5/4/35**: Die C.J.V. en die konstitusie van dié vereeniging kom onder bespreking.

**6/4/35**: Daar sal in die vervolg op Vrydagaande braaivleisaande en basaars "gesamentlik deur al die wijke gehou word en ook klein basaarkies in elke wijk".

**20/7/35**: Br Robberts vra een sjieling en ses pennies vir die aankoop van medisyne vir die kalf wat aan die kerk behoort.

**20/7/35**: Opdrag word gegee dat 'n telefoon in die pastorie geplaas moet word.

**12/10/35**: Ds Storm en br Van Rensburg behou die gemeentes van Rhodesië. Hulle rapporteer dat die lidmate nog vas staan by hulle kerk en dat hulle gretig is om 'n eie predikant te beroep.

**12/10/35**: Die kerkraad besluit om 'n opgaardam op die kerkgrond te bou. Die regeringskema bepaal dat die staat sewe agtstes van die kostes betaal.

**9/10/36**: Vier en twintig jongmense word aangeneem.

**9/10/36**: Ds Storm sê oor twee jaar bestaan ons kerk vyf en twintig jaar en ons moet nou begin propaganda maak om 'n "kerk te bouw, ons moet die begeerte bij die lede opwek".



**16/1/37**: 'n Nuwe kop word op die windpomp gesit: koste £20.

**3/10/37**: Ds Storm en br Van Rensburg rapporteer dat hulle die begrafnis van ds Kühn by gewoon het en 'n kransie saamgeneem het. Ds Brandt sou die eensvolgende Sondagaand 'n roudiens in die kerk hou.

**3/10/37**: Besluit op die bou van 'n dammetjie: 4½ voet hoog en 12 voet deursnee.

**3/10/37**: Diaken van Dijk lê 'n kerkplan aan die kerkraad voor. Teen £10 per sitplek sal dit £4 500 kos. Ouderling Pienaar sê as ons 'n kerk bou moet "ons 'n goeie gebou opsit want dis 'n Tempel van God. Diaken Van Dijk motiveer die leidak op grond van twee argumente: (i) Dit is bestand teen hael; (ii) op Mazista is leidakke en " dis pragtig".

**3/4/37**: Die gemeente neem "die geskenk van seker Erf No 602 geleë aan Van Tonder en Henny strate in die dorp Rodeon Uitbreiding, dist Rustenburg; groot 173 vierkante roede, 124 vierkante voete, as 'n "Donatio inter vivos" van die Magaliesbergse Ko-operatiewe Tabakplanters Vereniging aan . . .

**3/4/37**: Die gemeente besluit om nie vanjaar te bou nie, as gevolg van finansiële druk. Broeder A Barnardt beloof 6 000 stene.

**4/7/37**: Die kwessie van stigting van 'n gemeente op Koster kom te berde. Br Greeff stel dat so 'n te stigte gemeente met Zwartruggens wil saamwerk in 'n kombinasie. As rede word aangevoer dat baie van "ons mense gaan na ander kerke" Omdat daar nie 'n kworum is nie, stem die kerkraad toe om so 'n vergadering te hou en word bepaal dat so 'n vergadering op "Saterdag voor die tweede Sondag in Augustus; dit is die 7de Augustus om 11 uur vm te Zwartruggens gehou sal word".

**4/7/37**: Die kerkraad neem met blydskap kennis dat die lang gekoesterde ideaal van 'n "Afrikaner geneesheer", dr Malherbe, bewaarheid geword het.

**7/8/37**: Na lang en soms oënskynlik vurige besprekings word op aanbeveling van ds Storm met 21 stemme teenoor 2 daarvoor gestem dat 'n gemeente op Koster gestig sal word maar vir minstens vyf jaar in kombinasie met Zwartruggens. As grense word aangedui: Geyserpan, Vlakpan, Kruidfontein, Stinkhoudtboom, Leeuwfontein, Witrand, Kosterfontein, Hartebeesfontein. Br A Greeff en 33 afgevaardigdes keer met dié goeie nuus terug na Koster.

**8/4/38**: Ds J D Storm bedank die kerkraad vir die hartlike samewerking en liefde aan hom betoon gedurende sij dienstyd, en gee die voorsitterstoel af aan ds Van Staden, konsulent van die gemeente.



**9/4/38**: Oud ouderling Van Tonder sê 'n gemeente sonder 'n predikant is "soos 'n huis sonder moeder, ons kan nie wag ons moet beroep want ons kry skade as die pastorie leeg staan".

**7/5/38**: Proponent Booysen word beroep.



**16/7/38:** Ds P J Booysen het die beroep aangeneem, daar hy optree as voorsitter.

**30/9/38:** Die finansies druk erg. Verskeie voorstelle volg na indringende bespreking. Wne. skriba oudl J Minie notuleer ten einde: "Daarna was daar soveel voorstelle te gelijk dat die skriba dit nie meer kon notuleer nie".

**8/4/39:** Boukommissie: Uit die kerkraad (i) Diaken Van Rensburg (sameroeper); (ii) Diaken Cronjé. Uit die gemeente (i) J Venter; (ii) D Bodenstein; (iii) C Meyer.

**2/12/39:** Ds P J Booysen ontvang 'n beroep na Turffontein en neem op 4/1/40 afskeid.

**4/1/40:** Oudl Pretorius handig 'n petisie in van 'n hele aantal lidmate in die Bosveld wat vra om afgestig te word vanaf Zwartruggens. Die raad aanvaar afstigting in beginsel, maar dat eers gewag moet word totdat Zwartruggens 'n eie predikant het en wel vir vyf jaar in kombinasie met Zwartruggens. Dit sou later die gemeente van Ruskoppies word.

**13/4/40:** Oudl Van Staden sê dat 'n gemeente sonder 'n predikant agteruitgaan.

**13/4/40:** Die Jongeliedevereniging word met die seën van die kerkraad op die been gebring.

**18/1/41:** Ds D J van Staden, konsulent, oorhandig die voorsitterstoel aan ds J J Engelbrecht.



**12/4/41:** Ds Engelbrecht dui aan dat die oorlog nie die kerkbou-aksie hoef te vertraag nie. Fondse is die probleem en hy bied aan om te kollekteer vir die boufonds. Hy beraam dat die kerk gebou kan word vir £4 000 en dat £1 200 in die bank moet wees voordat die bouwerk kan begin. Op dié stadium was daar reeds £150 en 18 beeste gekollekteer en in die bank.

**12/4/41:** As boukommissie word die volgende persone verkies: A A van Jaarsveld, W J Collins, D Jonker, A W J van Rensburg, N M Breedt, J H van Dijk, J P Lourens (sameroeper), H L Engelbrecht, J J Joubert.



**14/7/41:** Ds Engelbrecht maak bekend dat hy plus minus £3 000 ontvang het of handtekeninge daarvoor het. Hy stel ook dat die regering beoog om alle bouwerk wat £2 000 oorskry, te verbied; daarom moet die bouwerk van die kerk verhaas word ten einde dié reëling voor te spring.

**13/9/41:** Ds Engelbrecht maak bekend dat die boukontrak geteken is en dat die boufonds £1 225 sterk is.



**13/9/41**: "En is besluit om die hoeksteen van die kerk te laat lê, deur die leraar van die gemeente op Saterdag namiddag 2 uur en 30 minute". "Br R Cronje gee en maak die hoeksteen, die voorzitter sal die br die gegewens gee wat daarop moet staan".

**13/9/41**: Die broeders M M Breedt, J H van Dijk en A W J van Rensburg word gekies as finansiële kommissie van die boukommissie.

**11/10/41**: Ds Engelbrecht moedig aan, die spanne wat die stene moes kom maak het nie opgedaag nie en word aangespreek. Oudl Venter neem die steenmakery op hom teen 17/6 per 1 000.

Die tender wat aangeneem is vir die bou van die kerk is min of meer £6 150. Ons moet elke maand £1 000 betaal volgens die argetekt dit skat.

Die boukommissie se aanbeveling om die sinkgebou af te breek en te verkoop, word aanvaar.

**11/10/41**: Die hoeveelheid beeste wat in die kerkkamp mag wei, bly deurgaans 'n probleem — so ook die toestand van die kampdrade. Waaroor wel konsensus bestaan, is dat die dominee se melkkoeie gratis kan wei.

**11/10/41**: 'n Verbandlening van £6 000 ten gunste van South African Mutual Life Assurance Society word aangegaan, die rentekoers 5%.

**11/10/41**: Die hoeksteenonthulling vind plaas!




**11/7/42**: 'n Eksemplaar van die Eeufeesalbum word as geskenk aan die hoërskool gegee.

**11/7/42**: 'n Boorgat is suksesvol voltooi. Die boorgat kos £47 plus £5 vir vervoer en water. Die betontenk kos nagenoeg £13.

**10/10/42**: Die gemeente oorhandig 'n leertas aan ds Engelbrecht as 'n blyk van waardering.

**14/1/43**: Die voorsitter deel ook mee dat hy nou 'n finale rekening van die argitekte ontvang het en dat die totale uitgawe, alle ekstra werk inkluis, aan mnr Lyons verskuldig, £5 847 bedra in plaas van £6 175.

**1/10/43**: Die amptelike spreekbuis van die NHSV: Die Christelike Vrou word bekendgestel.

**8/7/44**: Die saak van afstigting van Koster kom weer ter sprake — die afstigting sal op die laaste Saterdag van Februarie 1945 plaasvind.

**6/10/44**: 'n Besluit word aanvaar om saam met die "plaaslike N.H. of Ger. gemeente die Gesangboek feestelik in gebruik te neem". Oudl H L Engelbrecht word opgedra om hom daarop toe te lê om die gemeente die Afrikaanse Psalms en Gesange te leer sing.

**8/4/45**: Die Grondkommissie ontvang toestemming om die "erwe by die stasie" vir £450 aan die Koringkoöperasie te verkoop.

**5/4/1946**: 'n Enjin word vir £30 aangekoop waarmee ligte in die kerk opgewek kan word.

**6/7/46**: Die voorsitter deel mee dat die bouskuld reeds klaar betaal is en dat daar 'n surplus van £250 is. Daar word besluit om die Saterdagaand met die Oktobernagmaal 'n dankdiens in dié verband te hou.

**18/9/46**: Ds Engelbrecht deel mee dat hy in beroep van die Gemeente Oos Londen ontvang het en dat hy die beroep aangeneem het.

**4/10/46**: Een en twintig katkisante word aangeneem.

**1/3/47**: Op versoek van Koster word besluit om die kombinasie te beëindig.

**1/3/47**: Die drie erwe by die stasie is verkoop teen £450.

**5/7/47**: "Daar word besluit dat die Eerwaarde Heer Proponent F van Oosten gevra sal word om die gemeente vir 'n maand te bearbei . . .".

**6/9/47**: Die kerkraad beluit om die nodige reëlings te tref om kragaanskakeling "by die kragstasie van die Here Husemeyer en Steyn met die oog op behoorlike beligting van die kerkgebou".

**20/9/47**: Proponent F van Oosten het die beroep aanvaar; reëlings word getref in verband met die ontvangs.



**8/11/47**: Die pastorie sal saam met die kerk van elektriese lig voorsien word.

**10/1/48**: 'n Oproep om fondse vir die stigting van 'n "Studentekerk in Pretoria" word gesteun. £50 word daarvoor ingesamel.

**10/7/48**: Die aankoop van 'n kerkorrel vir die gemeente kom onder die loep. 'n Nuwe kan aangekoop word vir £450.

**10/7/48**: Die volgende besluit word geneem: "om die aankoop van 'n Munschallorrel van £500 by die Sustersvereniging aan te beveel en hulle samewerking te vra vir die doel".

**7/1/50**: 'n Brief insake 'n verpligte pensioenskema vir predikante word voorgelê aan die kerkraad.

**23/9/50**: Ds Van Oosten maak bekend dat hy die beroep na Vanderbijlpark aangeneem het.

**7/4/51**: Oudl H L Engelbrecht maak bekend dat ds J A P van Tonder die beroep aangeneem het vanaf Dortrecht na Zwartruggens. Hy en sy gesin word op 20 April ontvang.



**15/9/51**: Die eerste eksemplaar van 'n gemeentelike blad is voltooi deur ds J A P van Tonder.

**12/10/51**: Die kerkraad gee aan ds Van Tonder toestemming om hom te beywer vir 'n volwaardige hospitaal in Swartruggens.

**21/6/52**: Ds J A P van Tonder maak bekend dat hy genoeg geld ingesamel het om al die ou skuld te betaal.

**21/6/52**: Oudl D L en J J A Cronjé skenk aan die gemeente 'n kalender, wat met dank deur die kerkraad aanvaar word.

**11/10/52**: Sondagmiddagdiens word afgesonder as biddag vir reën.

**4/4/53**: Die kerkraad neem kennis dat die Afrikaanse familiebybel in Oktobermaand in druk verskyn.

**25/4/53**: Die gemeente gee opdrag dat die eiendomme van die oorlede brs Kopelwitz aangekoop moet word teen die bedrag van £2 500, plus £75 hereregte.

**13/6/53**: Daar word besluit dat die voorsitter (ds Van Tonder) die waterkar mag verkoop as hy 'n goeie aanbod daarvoor kry.

**27/6/53**: Op 'n gemeentevergadering word besluit om, na 'n kosteberaming vir veranderings, die Kopelowitzhuis as pastorie te gebruik.

**19/9/53**: Finaal word besluit om die Kopelowitzhuis as pastorie in te rig. Die huidige pastorie sal aan die Provinsiale Administrasie vir 'n tydperk van tot vyf jaar gratis aangebied word vir die inrigting van 'n hospitaal. Grond sal ook aan hulle verkoop word vir verdere uitbreiding.

**27/3/54**: Oom Lou Kruger in die wyk Waterval het aan die gemeente 'n Kanselbybel geskenk.

**12/6/54**: Ds Van Tonder maak bekend dat hy die beroep na Rustenburg aangeneem het.



**15/10/54**: Ds S J Prins word ontvang.

**25/6/55**: Die kerkraad gee sy steun aan SAVF in sake 'n "maatskaplike werkster" in Zwartruggens.

**55/9/17**: 'n Nuwe motor word bestel.

**8/10/55**: Die gemeente besluit om die "plasie aan die westekant van die dorp" te verkoop.

**12/3/56**: Provinsiale Administrasie maak bekend dat hy nie die ou pastorie gaan koop as hospitaal nie, maar wel belangstel in 'n terrein van vyf morge in die weikamp. 'n Bedrag van £500 word vasgestel.

**23/6/56**: Na verduideliking deur ds Prins word besluit om op 4 Augustus 'n Jeugvereniging te stig.

**17/11/56**: Aanduidings dat ds Prins 'n beroep aanvaar het — na Western Area.

**13/4/57**: "Ds Smit verduidelik aan die lede (gemeente) dat die susters stemreg gekry het met vergaderings en dat die susters en broeders in die toekoms ook saam nagmaal kan gebruik".

**22/2/58**: Na sewe onsuksesvolle beroepe, word reëlings getref vir die herontvangs van ds Van Oosten die tweede Sondag in April.

**22/2/58**: Die kerkraad aanvaar in beginsel dat die oorspronklike pastorie in die toekoms die enigste pastoriehuis sal wees.

**5/4/58**: Kennis word geneem van die Afrikaanse Bybel wat gedruk is met verklarende aantekeninge daarby.

**21/12/58**: Die gemeente gee toestemming dat "die twee huise oorkant die rivier" verkoop mag word; pryse £2 000 en £2 500.

**21/3/59**: Een en 'n halwe morg grond word afgestaan vir die bou van 'n vendusiekraal.



**26/3/60**: Ondersoek word ingestel na die verkryging van ruimer nagmaaltafels.

**19/8/60**: Die susters het die banke wat aan die nagmaaltafels gebruik word, vervang met "netjiese stoele".

**28/1/61**: Uitgetrede skriba-kassier, broeder diaken T C Cronjé skenk 'n horlosie vir die konsistorie aan die gemeente.

**22/7/61**: Opknapping van die kerkgebou en pastorie is aan die orde.

**26/8/61**: Die pastorie word by die dorp se watervoorsieningen rioleringskema aangeskakel.

**28/10/61**: Erf No 615, groot 1 morg, 63 vierkante roede, 19 vierkante voet, geleë aan Barnard- en Kühnstrate word aan die Republiek van Suid-Afrika getransporteer, vir "onderwysdoeleindes".

**9/12/61**: Die werk van die Ned. Hervormde Weeshuisbouers aan die pastorie is baie bevredigend voltooi en beloop R7 484,64.



**17/3/62**: 'n Gedeelte van die oskamp is vir onteïening aan die SAS & H beskikbaar gestel teen 'n te onderhandelde prys: Kerkraad vra R500. SAS & H bied R50 aan.

**26/5/62**: Toestemming word verkry om erf 567 teen die bedrag van R120 te verkoop.

**26/5/62**: Toestemming word verleen dat gedeelte 37 aan die "Koringkoöperasie van Koster" verkoop mag word teen R5 000.

**23/2/63**: Uitgawes moet beperk word as gevolg van die droogtetoestand en swak oesvooruitsigte.

**3/11/63**: 'n Nagmaalsviering word bepaal waarby die vyftigjarige bestaan van die gemeente herdenk sal word; gewese diaken vir die onoortreflike tydperk van nege en veertig jaar, A N J Bezuidenhout, sal gevra word om as eregas die feeslikhede by te woon.

**23/11/63**: 'n Gedagte om die woord bydrae "te vervang met 'offergawe'" vind algemene byval.

**22/2/64**: Oudl P T van Staden se bedanking word met leedwese aanvaar, nadat hy ses en vyftig jaar lank met "voorbeeldige trou" sy werk as kerkraadslid gedoen het.



**9/12/66**: Br W P Boshoff word van harte bedank vir "die mooi en groot geskenk by wyse van 'n nuwe orrel".

**7/5/66**: Die jaar word afgesluit met 'n kredietsaldo van R256,71.

**Feb 1967**: Die kerkklok is geëlektrifiseer.

**4/2/67**: 'n Nuwe pad word sonder vergoeding op die terrein oopgestoot deur mnr C J Rossouw.

**5/6/67**: Die pastorie word opgeknap en 'n rondawel word gebou.

**5/8/67**: Die gemeente aanvaar in beginsel verantwoordelikheid vir die versorging van een weeshuiskind teen R24,00 per maand.

**5/6/67**: Ds F Van Oosten word afgevaardig na 'n vergadering van die SA-Vrouefederasie in sake 'n tehuis vir bejaardes.

**3/8/68**: 'n Voornemende koper vir die kerkplaas is gevind; die voorgestelde koopsom is R5 500.

**10/12/69**: Die susters skenk 'n afrolmasjien en 'n doopknielbankie aan die gemeente.

**9/12/70**: As gevolg van droogte en gevolglik swak veldtoestand kan die gekollekteerde beeste nie direk bemark word nie.

**9/12/70**: Die NHSV word genader om te help met die afronding van die "staalkonstruksie". (Die huidige saal).

**21/4/71**: Die susters word genader vir die koop van nog vier nagmaalbekers. Die metode om eers die flanke en daarna die middelblok uit te nooi na die nagmaaltafel, is op dié datum bespreek; die doel groter ordelikheid.

**21/4/71**: Besluit word geneem dat die wyksouderling 'n bybel aan bruidspaartjies sal oorhandig tydens 'n huweliksbevestiging.

**25/9/71**: Ds F van Oosten deel 'n oorblufte kerkraad mee dat hy besluit het om die amp van die bediening neer te lê, met eervolle ontslag, na sewentien jaar.

**15/4/72**: Die pastorie word opgeknap: tender R1 150, soos gekwoteer deur brs Grobler en Nortjé.

**29/7/72**: 'n Brief van Ruskoppiesgemeente waarin hulle versoek om in kombinasie met Zwartruggens te kom.

**9 & 10/6/73**: Ds J P B Blignaut word ontvang.



**25/8/73**: 'n Jeugsaamtrek vind plaas waartydens onder andere 'n korfbal- en rugbywedstryd en 'n kampvuurkonsert plaasvind.

**11/8/73**: Daar word besluit dat die twee broeders ouderlinge direk langs die leraar sal sitplek inneem tydens nagmaal in plaas van aan die punte van die tafels.

**11/8/73**: Br oudl J F P Engelbrecht beloof om 'n stok te skenk waarmee die boonste vensters van die kerk ook oopgemaak kan word.

**1/11/73**: Die huurgeld van die oskamp word vasgestel op R1,50 per morg, wat die verhuurprys te staan bring op R141 per jaar.

**1/11/73**: 'n Kommissie word benoem om die opknapping en doeltreffender gebruik van die vendusiekrale te ondersoek.

**1/11/73**: Die kerkraad besluit om veertig naslaanbybels aan die laerskool te skenk.

**1/11/73**: Alles word in die stryd gewerp om die nuwe Psalmmelodië onder die knie te kry.

**2/2/74**: As gevolg van gunstige klimaatsomstandighede word die terreinkomitee opdrag gegee om die opknapping en verfraaiing van die terrein te onderneem.

**13/2/74**: 'n Dankdag vir "milde reëns en veelvoudige seëninge" vind gesamentlik in die NG Kerk plaas, waartydens ds Blignaut die dankdiens lei.

**20/9/75**: Br T F Coertze word bedank vir sy hantering van ons kerk se aandeel aan die taalfeesprogram by die hoërskool.

**20/09/75**: Die gemeente ontvang 'n "bundel van nuwe Gesange" vanaf die Algemene Kommissie.

**20/9/75**: Die kerkraad neem met dank kennis van die "Padadministrasie" se hulp in verband met die betering van die toegangspad.

**20/9/75**: Die nuwe nagmaaltafels en -stoele is in aanbou.

**15/11/75**: Die BBC-televisiespan maak 'n opname van die gemeentelike saamtrek, die sogenoemde Boerenagmaal.



**7/2/76**: Prof J P Oberholzer willig in om die Hervormingsdiens te hou.

**15/5/76**: 'n Ooreenkoms is met die Distriklandbou-unie gesluit om op 'n vyftig-vyftigbasis die vendusie te hanteer.

**7/8/76**: Dringende herstelwerk word aan die pastorie gedoen.

**13/11/76**: Ds en mev Blignaut reël 'n gemeentelike braaivleisfunksie.

**12/11/77**: Br W J Potgieter onderneem die maak van die boekvertoonkas en voltooi dit voor 11/02/78.

**7/11/77**: Nadat die voorsitter van die finansiële vergadering gerapporteer het dat die tikmasjien waarmee hy kerkwerk doen, onherstelbaar opgewerk is, vind hy 'n nuwe op sy lessenaar — die skenker onbekend.

**11/2/78**: Die konstruksie van die saal is opgerig.

**22/3/78**: "Arbeid en gereedskap" word benodig vir die bou van die saal.

**26/8/78**: Die gedenkplaat van die saal word onthul deur mev (ds) Blignaut aan die hand van Psalm 127:1.




**26/8/78**: Ds Blignaut lewer sy afskeidspreek na vyf vrugbare jare van arbeid waarna hulle na Trichardtfontein vertrek.

**30/10/78**: Die plafonne vir die saal is aangekoop vir R1 140.

**10/2/79**: Ds J S Marais tree vir die eerste maal op as voorsitter van die plaaslike kerkraad.



**10/2/79**: Na aanleiding van faktore soos die ontvolking van die platteland en die eise wat inflasie met hom meebring, stel br D J Erasmus voor en word gesekondeer deur br H L Marais "dat ons na die beste van ons vermoë sal probeer, die hand aan die ploeg slaan, skouer aan die wiel, want deur die jare heen het God die gewer van al die goeie nog altyd sy gemeente hier op aarde versorg; waarom dan nie ook nou en in die toekoms wat soms so onseker skyn te wees nie".

**24/3/79**: Die staalkonstruksie is deur vrywilligers na die pastorie geskuif om as 'n motorhuis te dien.

**12/5/79**: Die NHSV-saal is tot so 'n mate voltooi dat 'n versekeringspolis daarop uitgeneem moet word.

**12/5/79**: Die opruim van die terrein neem 'n aanvang; die saal is voltooi.



**12/5/79**: 'n Besluit word geneem om die pastorie te verbeter deur onder andere 'n kamer in 'n gerieflike eetkamer te omskep en om die gesinskamer makliker bereikbaar vanuit die huis te maak.

**11/8/79**: Br W J Potgieter word gevra om 'n groter voorleserkateder te maak.

**17/5/80**: Ds Marais se afskeid kom te berde; hulle vertrek na Carletonville.

**24/9/80**: Ds R T I Pienaar word beroep vanaf Voortrekkerhoogte, waar hy as weermagkapelaan diens gedoen het.



**15/8/81**: 'n Vleisskaal is aangekoop teen R306,80.

**15/8/81:** Die algehele vervanging van die dak van die kerk met harveyteëls, word na die gemeentevergadering verwys.

**15/8/81:** Debat word gevoer oor die toenemende verskynsel dat dames sonder hoede eredienste bywoon. Ds Pienaar stel onomwonde dat dit oor geloof en gesindheid gaan en nie oor hoede nie.

**8/11/81:** Negentien katkisante word aangeneem.

**7/11/81:** Die veetelersvereniging kry toestemming om die terrein by die vandisiekraal te gebruik vir skoudoeleindes.

**6/2/82:** 'n HJV-kamp word beplan te Wonderbaar-ruskamp.

**24/3/82:** Die kerkraad steun die pogings om die jaar van die senior burgers 'n sukses te maak.

**24/3/82:** 'n Gesamentlike erediens is in die Gereformeerde kerk gehou — die vertroue word uitgespreek dat hierdie goeie gesindheid sal uitkring.

**24/3/82:** 'n Verslag van die firma Pretorius en Steyn Argitekte ten opsigte van die pastorie, word hanteer.

**9/8/82:** Drie tenders is ontvang vir die verandering aan die pastorie

**1/11/82:** Erwe 567 en 572 word per tender verkoop.

**1/11/82:** Mev J Potgieter (namens die NHSV) oorhandig 'n tjek ten bedrae van R2 000 ter opknapping van die pastorie.

**1982:** Die ou swart leiklipdak word met harveyteëls vervang.



**7/2/83:** Die kassier doen verslag en maak bekend dat die jaar geëindig 31 Desember 1982 'n rekordjaar was, "danksy die seën van onse Hemelse Vader en die samewerking van elke lidmaat".

**7/2/83:** Werksaamhede aan die pastorie is feitlik voltooi — die matte en beligting moet nog aandag kry.

**20/5/83:** 'n Gesellige saamkoms van werkers word beplan ten einde sementpaadjies rondom die pastorie te gooi.

**31/10/83:** Brs J F van Staden en T F Coertze word eenparig verkies om 'n program te reël vir die amptelike ingebruikneming van die nuwe vertaling van die Afrikaanse Bybel.

**31/10/83:** Die stigting van twee diensgroepe kom te berde: 'n diensgroep met huweliksverryking ten doel en 'n diensgroep ter bekamping van alkohol- en dwelmafhanklikheid.

**13/3/84:** Die diensgroepgedagte vind groot byval: onder andere ten opsigte van bejaardes, siekes, ens. 'n Senior burgertoer na die Wildtuin is vir Mei-maand in die vooruitsig.



**2/5/84:** Diefwering is in die pastorie aangebring.

**2/5/84:** 'n Boorgat kom ter sprake as gevolg van "die waterkrisis van die dorp en omgewing". Een van die haglikste droogtes van dié eeu dwing die gemeente op die knieë.

**2/5/84:** Besondere klem op en ywer ten opsigte van die geestelike vorming van die jeug is aan die orde.



**6/8/84:** Ds R Pienaar maak bekend dat hy 'n beroep aanvaar het na die gemeente Parkrand. Die losmakingsakte word op 1984/09/24 deur ds Jacobs aan ds Pienaar oorhandig.

**14/10/84:** Ds T F Joubert, dienspligkapelaan van Walvisbaai, word eenparig beroep. Dit was moontlik die enigste keer dat die eerste beroep suksesvol was in die gemeente.



**29/10/84:** Die ontvolking van die platteland en die invloed daarvan op krimpende gemeentes, is 'n probleem. Die droogte bespoedig die ontvolking.

**4/2/85:** Ds T F Joubert tree die eerste maal op as voorsitter van die kerkraad van die gemeente van Zwartruggens. Hy lees uit 1 Kor 1:18.

**4/2/85:** Ds Joubert hou 'n dankdiens by aanskoue van die natuurskoon na goeie reëns. Hy preek na aanleiding van Psalm 65. Die droogte se greep was egter nie gebreek nie.

**4/2/85:** Br F H van Staden onderneem om die leiklip te skenk ten einde plaveisel rondom die kerk aan te bring.

**29/4/85:** Die kerkraad herdenk die nagedagtenis van wyle oudl Soon Joubert en sy vrou Annatjie, die eerste slagoffer van terroriste in die gemeente.

**3/2/86:** 'n Komitee word benoem met die oog op die vyf en sewentigste verjaardag van die gemeente.

**3/2/86:** Die gemeente se aandeel tot en betrokkenheid by die Witfonteinfees word by wyse van terugskou bespreek.

**4/4/86:** Susters J E Potgieter en E H van Staden oorhandig 'n tjek ter waarde van twee duisend vyf honderd rand namens die NHSV aan die kerkraad.

**4/4/86:** Die nodige gifstof is bekom om die litjieskaktus op die kerkplaas te bestry.

**21/4/86:** Die Gereformeerde gemeente rig 'n uitnodiging tot die kerkraad vir 'n toutrekkompetisie tydens hulle kermis.

**4/8/86:** Die Gemeente Zwartruggens is ingeskakel by die Ring van Zeerust en sodoende het 'n lang verbintenis met die Ring van Rustenburg ten einde gekom. Ds T F Joubert is met die intrapslag tot ringskriba verkies.

**9/8/86:** Gemeentelede plant inheemse bome op die kerkterrein.





**27/4/87**: Die susters beplan om klipplaveisel by die saal te laat lê.

**27/4/87**: Die gedagte van 'n beesbank kom ter sprake.

**11/10/87**: 'n "Omruilingsdiens" vind plaas tussen ds T F Joubert en die leraar van die NG-kerk van Groot Merico, ds Rudie Swart.

**21-22-23/8/87**: 'n Jeugkamp vind plaas in Rustenburg-natuurreservaat met die volgende tema: Godsdiens, skepping en die natuur.



**Maart 1988**: Die langdurigste droogte in menseheugenis breek. Dankbaarheid kenmerk in gelouterde gemeente.







**4/10/87**: Kommando-kerkparade.

**3/8/87**: Die "beesbank" is vyf-en-dertig beeste sterk. Nieteenstaande die vernietigende droogte verbeter die gemeente se finansiële posisie drasties.

**2/11/87**: Ds T F Joubert neem vir oulaas waar as voorsitter van dié kerkraad. Hy het 'n beroep na Swellendam aanvaar.

**8/2/88**: Ds P D F le Grange word beroep. Tot vreugde van die gemeente aanvaar hy die beroep.

**8/2/88**: Sestien katkisante word aan die eerwaarde kerkraad voorgestel.





**Junie 1988**: Die basaar lewer die mooi bedrag van R15 399 op.

## 6.0 SKRIFOORDENKING: DIE TOEKOMS

Openbaring 3: 7 - 13 (Teks: 11)

DEUR die genade van God, kan die gemeente van Zwartruggens terugkyk op 'n bestaan van vyf en sewentig jaar. Maar die kerk, ook hierdie gemeente, het nie net 'n dankbare verlede nie, maar ook 'n toekoms.

'n Toekoms wat so seker is, so vasstaan as wat die verlede seker is, en vasstaan. Juis omdat die toekoms van die kerk nie in die hande van die mens is nie, maar in die hand van ons Opgestane Heer Jesus Christus. Die gemeente van Filadelfia was maar 'n klein en swak gemeente wat homself moes handhaaf te midde van sterk heidense Godsdienste. Maar ook 'n gemeente wat bly volhard het in die uitdra en uitleef van die Evangelie van Jesus Christus.

Daarom ontvang hulle van Jesus Christus die versekering: Die Godstad is vir hulle deur Jesus Christus self oopgesluit, en Hyself sal hulle bewaar in beproewinge. Hyself sal sorg dat hulle in beproewing nie swig nie, maar vasstaan.

Hulle het geweet hulle krag lê nie in hulleself nie maar wel in die Opgestane Heer Jesus Christus. Hy, aan wie hulle behoort. Hy wat self Sy kerk lei en bewaar.

Mag hierdie gemeente dan ook op sy pad verder hierdie woorde saamneem: Hou vas wat julle het, sodat niemand julle kroon wegvat nie. Dit bied sekerheid en vastigheid vir die toekoms.
**AMEN.**

